# U Naam, o Skeppergod

**447**



U Naam, o Skeppergod, woon in u han - de - werk



in el - ke deel daarvan sien ons u vin - ger - merk.



Die skeppingslied rys op en klink uit al - le oor - de



op aar-de, in die lug, soms met, soms sonder woor - de.



Hoog-heerlik is u Naam, o lief-de-vol - le Va - der!



Neem aan die vreugde-lied waarmee ons tot U na - der.

2

U, Skeppingsmiddelaar,
het tussen ons kom bly -
van alle skuld en straf het U ons kom bevry.
U is die Seun van God,
die Woord uit Hom gebore,
voor alles wat gemaak is, ja, nog lank tevore;
maar tog het U gesterf,
gehoorsaam aan die Vader,
en só die weg berei dat ons
tog God kan nader.

3

U, die Herskeppergees,
het in ons hart kom woon.
U is dit wat ons troos -
pand van genadeloon!
Meer as net "God by Ons",
leef U met ons verenig;
as leidsman op die weg
wil U ons smarte lenig.
Deur U geïnspireer wil ons ook heilig lewe.
Ons dank U dat U self die krag is
van ons strewe!